SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA NUUS VIR SONDAG 13 JUNIE 2021

Goeie môre en welkom by die weeklikse nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, gelees deur ________________________________ (jou naam, roepsein en QTH)

Die Suid-Afrikaanse Radioliga saai elke Sondag nuus bulletins in Afrikaans sowel as Engels om 08:15 en 08:30 Sentraal Afrika Tyd onderskeidelik uit op HF sowel as op verskeie BHF- en UHF-herhalers. Hierdie uitsendings word ook via Echolink herlei deur Johan, ZS6JPL. Die oudio bulletins kan afgelaai word vanaf die Liga webwerf by www.sarl.org.za, terwyl die teks bulletins by https://sarlnewsbulletin.wordpress.com/ afgelaai kan word. Om by die Mailchimp bulletin e-poslys aan te sluit, stuur 'n e-pos aan die SARL Sekretaris.

In die nuus vandag:

DIE HAMMIES NAELLOOP VANMIDDAG

VOORTREKKERS GEBRUIK SPESIALE GEBEURTENIS ROEPSEIN OP 16 JUNIE

en

ZS4BFN VANAF DIE FRANKLIN NATUUR RESERVAAT OP 16 JUNIE

Bly ingeskakel vir meer inligting oor hierdie en ander interessante nuus items.

Ons begin die bulletin met nuus oor vyf stil sleutels.

Dit is met leedwese dat ons moet aankondig dat die sleutels van Jan Jordaan ZS3JAN, Jerry De Ru, ZS6JDR, Danie Potgieter, ZS6AXX, Joffre Papenfus, ZS3EY en Charly du Pont, ZS5DU stil geword het.

Jan is op Saterdag 27 Februarie oorlede, terwyl Jerry op Dinsdag 1 Junie en Danie op Saterdag 5 Junie oorlede is. Joffre is op Donderdag 10 Junie oorlede en sy vrou is op Woensdag 2 Junie oorlede. Charly is op Vrydag 11 Junie oorlede.

Ons betuig ons innige meegevoel met die families en vriende van hierdie radio-amateurs.

POUSE

Jy luister na nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

DIE HAMMIES NAELLOOP VANMIDDAG

Die Hammies Naelloop is 'n prettige aktiwiteit om kontak tussen Hammies en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder, met die klem op ZU-stasies en vind plaas vanmiddag Sondag 13 Junie 2021 van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT). Die uitruiling is 'n RS verslag en provinsiale afkorting, DX vir alle stasies buite Suid-Afrika en die QSY-reëls vir Naellope is van toepassing. Dit is 'n foon kompetisie op die 40 meter-band. Logstate in ADIF-, Cabrillo- of MS Excel-formaat, moet om 23:59 SAT op Vrydag 18 Junie 2021 ingedien word

per e-pos na Chairman@zs6zu.org.za of zr6dx@iafrica.com. Kry die reëls in die 2021 Blouboek.

KYRGYZSTAN DIE NUUTSTE OP 60 M

Paul Gaskell, G4MWO, berig dat die Unie van Radio Amateurs of Kirgiziese Republiek (ARUKR) op 4 Junie 2021 aangekondig het dat die Kirgisië Telekommunikasie Reguleerder die nuwe WRC-15 Amateur Sekondêre Toekenning van 5 351,5 - 5 366,5 kHz beskikbaar stel aan Kirgiese amateurs met maksimum krag van 100 W. Ander sekondêre toewysings wat terselfdertyd beskikbaar gestel is, was 472 - 479 kHz teen 1 W, 122,25 - 123 GHz en 134 - 141 GHz albei teen 100 W.

VOORTREKKERS GEBRUIK SPESIALE GEBEURTENIS ROEPSEIN OP 16 JUNIE

Ter viering van die Voortrekkerbeweging se 90ste bestaansjaar is 'n spesiale roepsein, ZS90VTK, uitgereik. Die roepsein word op 16 Junie 2021, Jeugdag, vanaf die dak van die Voortrekkermonument geaktiveer. Die bande wat gebruik sal word is 40 en 20 meter sowel as 2 meter. Die Voortrekkers in Namibië sal onder die roepsein V55JAM funksioneer. Alle radio amateurs, Voortrekkers, Verkenners en Gidse word uitgenooi om die onderskeie roepseine te kontak. Vir die res van die jaar sal spesiale uitsendings vanaf verskillende monumente in Suid-Afrika gemaak word en 'n spesiale QSL-kaart word uitgereik. Vir meer inligting, kontak Gerhard, ZS6CRS by zs6crs@gmail.com.

IARU STREEK 1 WERKSWINKEL

Die Streek 1-werkswinkel is gister 12 Junie op die Zoom-platform gehou. Lede-verenigings is op die April-werkswinkel opdrag gegee om 'n SWOT-ontleding te doen en gister is die terugvoer gegee. Suid-Afrika, Serwië, Tunisië en Spanje is gevra om 'n skyfievertoning van tien minute van hul SWOT-analise voor te berei en by die werkswinkel aan te bied. Meer inligting in volgende week se bulletin.

VOLGENDE GENERASIE BAKEN FONDS TOP R18 000

Die SARL Volgende Generasie-bakenfonds wat deur AMSAT SA geadministreer word, het die R18 000-punt bereik en staan tans op R18 150. Volledige besonderhede oor hoe om tot hierdie inisiatief vir skare-befondsing by te dra, kan gevind word op www.amsatsa.org.za, insluitend skakels na die Payfast kaart-platform om 'n bydrae van R50, R250 of R1000 by te dra en 'n lys bydraers wat hul steun erken.

Jy luister na  nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga

TWEE INTERNASIONALE SPREKERS BY DIE AMSAT SA RUIMTESIMPOSIUM

AMSAT SA het aangekondig dat die 2021-Ruimtesimposium van 10:00 tot 15:00 SAT op Saterdag 10 Julie 2021 op die BlueJeans-platform gehou word. Die

hoof van HamSCI, dr Nathaniel A. Frissell, W2NAF en Burns Fisher, WB1FJ van AMSAT NA, is twee van die internasionale sprekers wat referate tydens die simposium sal aanbied. Die AfriCube-span sal enkele interessante nuwe ontwikkelings ten toon stel. Die bywoning van die simposium is gratis vir lede van AMSAT SA en die SARL. Leerders en studente wat hul studentenommer of skool besonderhede indien, sal ook gratis bywoon. Registrasie is egter nodig. Volledige besonderhede oor hoe om te registreer is op www.amsatsa.org.za. Meer besonderhede sal binnekort bekend gemaak word.

KOMPETISIE NUUS

Die SARL Jeug Naelloop op 16 Junie. Dit is 'n prettige aktiwiteit om die Jeug te vier en om kontak tussen jong radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder. Roep 'CQ Youth Sprint!' Die eerste skof vind plaas van 12:00 tot 13:00 UTC (14:00 tot 15:00 SAT) op Woensdag 16 Junie 2021. Die uitruiling is 'n RS of RST verslag en die ouderdom van die operateur, die QSY-reëls vir Naellope is van toepassing . Stuur jou logstaat in ADIF, Cabrillo of MS Excel-sigblad teen 23:59 SAT op Maandag 21 Junie 2021 per e-pos na zs3vdk@webmail.co.za. Die ouderdom van die operateur moet op die opsommingsblad aangedui word.

Die derde been van die SARL 40 m Ruitvierkant Klub naelloop duur 12:00 tot 13:00 UTC (14:00 tot 15:00 SAT) op Saterdag 19 Junie met foon en GG aktiwiteit. Die uitruiling is 'n RS- of RST-verslag, die naam van jou Klub en Jou ruitvierkant. Jy behaal 2 punte vir elke QSO, 2 punte vir elke nuwe ruitblok en 1 punt vir elke nuwe Klub. Logstate in MS Excel-formaat moet teen 23:59 SAT op Donderdag 24 Junie per e-pos ingedien word na zs4bfn@mweb.co.za.

KLUB NUUS

ZS4BFN vanaf die Franklin Natuur Reservaat op 16 Junie. Die Franklin-wildreservaat (ZSFF-0127) is op Naval Hill in die middel van Bloemfontein geleë en is die enigste wildreservaat wat in die middel van 'n stad gevind word. Op Woensdag 16 Junie gaan die Vriende van Franklin die bekende Wit Perd aan die oostekant van Naval Hill sowel as die BLOEMFONTEIN naam naby die planetarium verf. Albei is gemaak deur die Britse soldate wat tydens die Anglo-Boereoorlog op Naval Hill gestasioneer was. ZS4BFN sal op 16 Junie vanaf 09:00 SAT op die 40 en 20 meter sowel as 2 meter wees aktief wees vanaf Wildreservaat.

Die Johannesburg Amateurradioklub nooi alle belangstellende RAE studente landwyd uit om hulle te kontak per e-pos by zs6tjclub@gmail.com. Indien daar genoegsame belangstelling getoon word, beoog die Klub om aanlyn RAE klasse aan te bied op 'n weeklikse basis vir diegene wat nie klasse by hul plaaslike Klub kan bywoon nie. Die voorsitter Kobie van Zyl, ZS6KVZ of die RAE koördineerder Graham McNally ZS6GPM sal dan persoonlik met jou in kontak kom om jou spesifieke behoeftes te bespreek.

Die volgende Johannesburg Amateurradioklub komitee vergadering vind plaas op Dinsdag 29 Junie 2021. Lede word versoek om hul agenda punte aan te stuur

na zs6kvz@gmail.com vir insluiting in die agenda.

HF VOORTPLANTINGSVOORSPELLING

Hannes Coetzee, ZS6BZP, berig dat die verwagte sonaktiwiteitsvlak laag gaan wees. Tans is daar twee sonvlekgroepe met eenvoudige magnetiese samestellings sigbaar en daar kan geringe sonfakkelaktiwiteit voorkom. Diegene wat hulle eie frekwensievoorspellings wil doen, kan 'n verwagte effektiewe sonvlektelling van drie vir die week gebruik. Radio amateurs kan veral met sonsopkoms en laatmiddag DX openinge op die 17 tot 30 m bande verwag. Besoek gerus die webtuiste spaceweather.sansa.org.za vir meer inligting.

Nou die Dagboek van Gebeure vir die volgende paar weke:

Vandag – die Hammies Naelloop

14 Junie - Wesrand vergadering

15 Junie - PEARS en Grens ARK-vergaderings

16 Junie – Jeug Dag, die SARL Jeug Naelloop, ZS90VTK vanaf die Voortrekker Monument en ZS4BFN van die Franklin Wildreservaat

17 Junie – Wêreld QRP Dag

19 Junie – die SARL 40 m Ruitvierkant Naelloop

20 Junie – Vadersdag

21 tot 25 Junie - die SARL Top Band QSO partytjie

1 Julie - Registrasie vir die Oktober RAE open

3 Julie - die SARL-Newbie kompetisie

4 Julie - die ZS5 Naelloop

10 Julie - die RaDAR Uitdaging en die AMSAT SA Ruimtesimposium

10 en 11 Julie - die IARU HF Kampioenskappe

Om die bulletin mee af te sluit, ‘n opsomming van ons hoof berig:

Die Hammies Naelloop is 'n prettige aktiwiteit om kontak tussen Hammies en radio amateurs in Suider-Afrikaanse lande te bevorder, met die klem op ZU-stasies en vind plaas vanmiddag Sondag 13 Junie 2021 van 14:00 tot 15:00 UTC (16:00 tot 17:00 SAT). Kry die reëls in die 2021 Blouboek.

Dit bring ons aan die einde van hierdie bulletin.

Die Suid-Afrikaanse Radioliga se nuus diens nooi klubs en individue uit om nuus brokkies van belang vir radio amateurs en kortgolf luisteraars in te dien. Plaas nuus berigte indien moontlik, in beide Engels en Afrikaans op die Suid-Afrikaanse Radioliga webtuiste onder die 'news inbox' skakel nie later as die Donderdag wat die bulletin datum vooraf gaan nie.

Luister elke Sondag oggend om 10:00 Sentraal Afrika Tyd na "Amateur Radio Today." Daar is herleiding op 7 082 kHz laer syband deur Louis, ZS5LP en verskeie herleidings op BHF en UHF frekwensies regoor Suid-Afrika. 'n Heruitsending aangebied deur Andy ZS6ADY vind op Maandae aande om 19:30 Sentraal Afrika Tyd op 3 620 kHz plaas.

Ons ontvang graag jou sein rapporte, kommentaar en voorstelle, stuur 'n e-pos aan artoday@sarl.org.za.

Jy het geluister na 'n nuus uitsending van die Suid-Afrikaanse Radioliga, saam gestel deur Dennis Green, ZS4BS, geredigeer deur Johan de Bruin, ZS6JHB en gelees deur ........., ...........................

Van die nuus span, die beste wense vir die week vorentoe.